SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 9 DESEMBER 2001

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid- Afrika, met die weeklikse nuusbulletin.

Die bulletin is ook op die webblad van die SARL beskikbaar by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde.

STIL SLEUTEL

Dit is met leedwese dat ons die heengaan van Jack Sinden, ZS6QJ, op 5 Desember in die ouderdom van 67 jaar moet aankondig.

Jack was vir jare radioamateur en het op verskeie komitees gedien. Hy was ook vir 'n tydperk in die destydse Suid-Wes Afrika waar hy tydens sy diens in die Weermag gestasioneer was.

By die Suid-Afrikaanse Amateur TelekommunikasieInstituut (SAATI) was Jack by verskeie geleenthede voorsitter, onder-voorsitter en komiteelid. Hy het altyd sinvolle bydraes gelewer en het sy taak met ywer verrig. Hy kon ook op geleë tye met kwinkslae en staaltjies na vore kom en hieruit kon jy altyd aflei dat hy 'n baie populêre persoonlikheid gehad het.

Nie alleen was hy 'n gewaardeerde radioamateur nie maar ook 'n geliefde vriend.

Ons sal hom mis. Sy stem is stil na baie jare van amateurwees.

Aan sy kinders Avoné, Allene, Jacqueline, John en kleinkinders en vriende, ons innige meegevoel. Mag julle in die tyd wat voorlê berusting vind en God se nabyheid intens ervaar.

POUSE

Hier volg die hooftrekke van vandag se nuus:

INSKRYWINGS INGEWAG VIR DIE TINUS LANGE TOEKENNINGS

DEPARTEMENT VAN KOMMUNIKASIE LAAT PERSONEEL AS RADIOAMATEURS OPLEI

NEW YORK AMATEUR WEN ANTENNAREGSGEDING

ARRL REIK QRP DXCC PROGRAMREëLS UIT

AFGHANISTAN TERUG OP DIE AMATEURBANDE

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

U luister na ZS6SRL, die nuus volg in besonderhede.

INSKRYWINGS INGEWAG VIR DIE TINUS LANGE TOEKENNINGS

Inskrywings word nou ingewag vir die Tinus Lange 7066 Tegniese Prestasietoekennings.

Die sluitingsdatum vir die indien van nominasies is 31 Januarie 2002 dus is daar voldoende tyd beskikbaar om goed te dink oor wie werklik hierdie vererende toekennings toekom, maar, moenie uitstel nie, begin nou om daarvan werk te maak.

Daar is 'n junior en senior kategorie. Die junior kategorie het 'n ouderdomsbeperking van 25 jaar terwyl die senior kategorie oop is vir almal. Die doel van die toekennings is om tegniese vaardigheid aan te moedig in die ontwerp en/of bou van amateurradiotoerusting of -bybehore soos 'n voorversterker, SGV brug, skakelkassie, outomatiese ID-er, praktiese antenna-idees, maste, draagbare apparaat, kragbronne ens. of enige sagteware vir gebruik in amateurradio.

Inskrywings moet die volgende insluit:

1) Die werklike item, mits dit prakties is, of fotos, veral in die geval van antennas of maste ens;
2) 'n Volledige beskrywing in artikelformaat met tekeninge/fotos gereed vir publikasie in Radio ZS;
3) Alle geskrewe materiaal moet ingedien word in MSWord- of RTF- formaat op 'n stiffie met twee uitdrukke op papier.

In beide die junior en senior kategorieë sal 'n sertifikaat en R350 toegeken word.

Alle inskrywings sal uitgestal word (waar prakties, andersins fotos) tydens die liga se AJV en die toekennings sal oorhandig word tydens die toekenningsfunksie gehou na die AJV.

Inskrywings moet geadresseer word aan die SARL Tinus Lange Toekenning, Posbus 1721, Strubensvallei, 1735.

DEPARTEMENT VAN KOMMUNIKASIE LAAT PERSONEEL AS RADIOAMATEURS OPLEI

Die Departement Kommunikasie het 'n paar weke gelede die SARL genader met die versoek om sewentien nagraadse studente as radioamateurs op te lei. Die opleiding moes in die Weskaap geskied. Hierdie studente het reeds gekwalifiseer in verskillende rigtings, sommige tegnies, ander in die Informasietegnologierigting. Daar was nege dames en agt mans. Van volgende jaar sal hulle werksaam wees in die Departement Kommunikasie en die gedagte was om hulle ook as amateurs te laat kwalifiseer sodat hulle ook kennis van radiokommunikasie het.

Die opleiding is oor 'n tydperk van een maand gedoen deur Henry Chamberlain, ZS1AAZ, in 'n lokaal wat normaalweg deur die Sunstepprogram by die Universiteit Stellenbosch gebruik word. Die Sunstepprogram het ten doel om leerders by skole in kontak met tegnologie te bring en die lokaal is toegerus met 'n amateurradiostasie wat oor beide HF- en 2-m-toerusting beskik.

Behalwe die lesings, kon praktiese demonstrasies van amateurradio gedoen word en die studente het selfs 'n praktiese elektronika periode gehad waar hulle elk 'n Morsekode-ossilator kon bou en toets. Hulle het ook ZS1AAZ se radiokamer by sy huis besoek.

Die sewentien studente het reeds bewys dat hulle skrander is deur hulle vorige opleiding suksesvol af te handel. Dit was dus nie onverwags dat hulle die amateureksamen suksesvol voltooi het nie. Vyftien van die studente het gemiddeld A-simbole behaal en twee het B-simbole. In die volgende week sal hul eksamenuitslae aan hulle bekend gemaak word, en hulle ZR-roepseine toegeken word.

Baie dankie aan Henry en die Universiteit van Stellenbosch en gelukwensing aan die Departement van Kommunikasie op hierdie positiewe stap deur hulle, mag dit vrugte dra.

NEW YORK AMATEUR WEN ANTENNAREGSGEDING

In een van die mees gunstige PRB-1 hofuitsprake in jare het 'n New Yorkse amateur 'n drie jaar lange stryd gewen om 'n toring op sy eiendom op te rig. Die streekshof van die noordelike distrik van New York het die Saratoga Springs Beplanningsraad opdrag gegee om Randall J. Palmer, N2NVH, 'n spesiale gebruikspermit toe te staan om 'n 13,42 m toring op te rig. PRB-1 is 'n beperkte federale opsie wat vereis dat lokale owerhede die vereistes van amateurradio redelik moet akkomodeer.

Distriksregter Norman A. Mordue het bevind dat die beplanningsraad nie probeer het om 'n bevredigende ooreenkoms met Palmer te onderhandel nie maar het Palmer in streng eensydige onderhandeling met onbuigbare eise betrek en het hindernis na hindernis gekonstrueer wat Palmer moes oorkom.

Hy het ook daarop gewys dat Palmer aan baie van die Raad se talryke versoeke voldoen en ook op eie inisiatief toegewings gemaak het. Hy het die raad opdrag gegee om onmiddelik Palmer se aansoek toe te staan. Dit is nie bekend of die Raad gaan appelleer nie.

Dit is belangrik dat amateurs kennis neem van hierdie gebeurtenis en sorg dat hulle inspraak het in die opstel van die
regulasies wat in terme van die Omgewingswetgewing deur lokale owerhede gedoen moet word. Sluit ook aan by die SARL om meer mag aan die SARL te verleen om beter na die belange van al die radioamateurs in hierdie land te kan omsien.

ARRL REIK QRP DXCC PROGRAMREëLS UIT

Die ARRL het reëls http://www.arrl.org/awards/dxcc/qrp/qrp-dxcc-rules.html vir sy nuwe QRP DXCC-toekenning uitgereik. Aansoeke sal vanaf 2 Januarie 2002 aanvaar word.

Die QRP DXCC-toekenning word gemaak vir kontak met 100 verskillende "entiteite" (voorheen "lande") op die DXCC-lys met gebruik van 5W of minder. Standaard DXCC-reëls http://www.arrl.org/awards/dxcc/ geld ook vir hierdie toekenning. Kontakte gemaak sedert 15 November 1945 is aanvaarbaar.

Die toekenning is beskikbaar vir amateurs wêreldwyd. Aansoekers moet 'n lys van 100 kontakte voorlê wat alfanumeries volgens roepseinvoorvoegsels gesorteer is.

Aansoekvorms en addisionele inligting is beskikbaar op die ARRL webblad http://www.arrl.org/awards/dxcc/qrp/index.html,

AFGHANISTAN TERUG OP DIE AMATEURBANDE

Die regering van die Islamitiese Republiek van Afghanistan, wat nog deur die Verenigde Volke as die regering van Afghanistan erken word, het na die val van Kabul en ander stede onder Talibanbeheer, 'n amateurlisensie YA5T uitgereik. Die klubroepsein word bedryf deur ON6TT, ON4WW, SM7PKK en S53R wat in Afghanistan met die Verenigde Volke Wêreldvoedselprogram besig is. Die ARRL se DXCC afdeling het reeds aanvaarbare dokumentasie aangaande YA5T ontvang en erken dit vir DXCC doeleindes.

KLUBNUUS

OVERBERG AMATEURRADIOKLUB

Elke jaar gedurende Augustus neem verskeie amateurs deel aan die Internasionale Vuurtoringnaweek. ZS1OAR neem reeds sedert 1998 deel aan die aktiwiteit en beman die Dangerpunt vuurtoring naby Gansbaai.

As blyk van waardering het die Overberg Amateurradioklub besluit om 'n Sertifikaat van Waardering aan die vuurtoring te oorhandig en op 6 Desember 2001 het Johan ZS1WC en Len ZR1VR, onderskeidelik voorsitter en onder voorsitter van ZS1OAR, die oorhandiging aan die huidige vuurtoringwagter Mnr George Peach, waargeneem.

Die sertifikaat is ontwerp, gedruk en geraam deur Willem ZR1GD, ook 'n lid van ZS1OAR.

Gelukwensing en dank aan die OARK vir hierdie daad ter bevordering van die beeld van amateurradio.

VOORTPLANTINGSTOESTANDE

Voortplantingsvoorspeller Tad Cook, K7VVV,van Seattle, Washington, voorspel:

Dit was 'n stil week met geen geomagnetiese steurings nie. Daaglikse planitêre A-indekse was in die enkelsyfers wat gedui het op stabiele toestande sonder absorpsie van HF-seine wat met koronale gate en fakkels gepaard gaan.

Gemiddelde sonvlekgetalle was meer as 84 punte op en die gemiddelde sonvloed het met byna 49 punte gestyg. Die sonvloed het waarskynlik gedurende die afgelope paar dae 'n korttermynpiek bereik.

Vir hierdie naweek van Vrydag tot Maandag word sonvloede van 225, 225, 220 en 210 voorspel. Planitêre indekse van 8, 8, 15 en 15 word verwag. 'n Stygende A-indeks is moontlik weens sonvlek 9727 wat tans na die middel van die sigbare sonskyf beweeg met 'n komplekse magnetiese veld wat die moontlikheid van sonvlekke inhou.

Holografiese beelde van die anderkant van die son toon geen substansiële sonvlekke nie. Uitgesonderd enige opkomende aktiwiteit, word die volgende korttermyn minimum in sonvloed van 16 tot 20 Desember verwag. Onlangs het 6-meter operateurs baie DX via die F2-laag gewerk.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio TOT VERDERE KENNISGEWING ALLEENLIK AAN gth@freemail.absa.co.za te stuur. Indien moontlik doen dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

Kom neem ook deel aan die volgende aktiwiteite: Die President se Net, Sondae om 12:00 op 7082 kHz; Amateur Radio Mirror International op Sondae om 10:00 op 3750 en 21560 kHz, wat Maandae om 20:00 op 3215 kHz herhaal word.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George, ZS6NE, en gelees deur vanuit .

U het geluister na ZS6SRL.

Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal. /ex